

# SUID-AFRIKAANSE ONDERLINGE LEWENSVERSEKERINGS-GENOOTSKAP

*Die gesondheid van die volk*
*is die welvaart van die volk.*



SUID-AFRIKAANSE ONDERLINGE
LEWENSVERSEKERINGSGENOOTSKAP

KANTOOR VAN DIE HOOFBESTUURDER

MUTUALPARK,
JAN SMUTSPAD,
PINELANDS,
KAAP.

Geagte Leser,

Met die koms van die tienderjare, betree groeiende kinders 'n tydperk van ontwikkeling wat aanpassing by baie nuwe fasette van die lewe vereis.

Die probleme waarmee tienderjariges te kampe kry terwyl hulle hierdie aanpassings maak, vereis simpatieke begrip van die kant van hul ouers - 'n taak wat des te meer bemoeilik word deur die feit dat jongmense op hierdie ouderdomme dikwels geneig is om 'n afkeer te hê van enige vorm van leiding.

Leer om u Tienderjarige te Verstaan, is die elfde boekie in die Genootskap se Gesondheids- en Welsynreeks en ek vertrou dat dit vir u sal help om leiding aan u tienderjarige te gee in sy ontwikkeling tot volwassenheid.

Die uwe,

Hoofbestuurder.



# INHOUD

## die jare van grootword

Die tienderjare is opwindende en uitdagende jare vir kinders—en vir hul ouers ook. Dit is 'n oorgangstydperk waarin seuns en dogters hulle geleidelik van die dinge van die kinderjare losmaak, ten einde hulle op die bereiking van volwassenheid toe te lê. Gedurende hierdie jare is dit net natuurlik om te verwag dat daar 'n sekere mate van verwarring en heelwat verandering en aanpassing sal wees. Die een dag wil dit voorkom asof u tienderjarige byna volwasse is en die volgende dag gedra hy hom miskien soos 'n sewejarige. Deel van hierdie onsekerheid is toe te skryf aan 'n werklike poging om die onbekende te ondersoek, gevolg deur 'n terugkeer tot die ou, bekende patroon van die vroeër kinderjare. Dit is alles deel van die proses van grootword—deel van die adolessent se heel natuurlike drang tot volwasse vryheid, gepaard met sy nog steeds bestaande behoefte aan 'n mate van die gerusstelling en beskerming wat hy in sy jonger jare nodig gehad het.



Tienderjariges is nie die enigste wat in hierdie tydperk onseker van hulself voel nie. Ouers verander ook dikwels van houding. By sekere geleenthede sê hulle miskien, „Jy is nou oud genoeg om hiermee te help" en dan sommer in die volgende asem, „Jy kan nog nie dít doen nie—jy is veels te jonk." Geen wonder dat die lewe vir tienderjariges soms verward en verwarrend skyn te wees nie.

Die hele proses van grootword is ingewikkeld en bring nuwe probleme mee vir die ouers sowel as vir die adolessent. Maar hierdie tienderjare hoef nie noodwendig jare van groot gemoedsonstuimigheid te wees nie. Hulle is moeilik, maar nooit eentonig nie. In huise waar ouers en kinders dinge saam geniet en mekaar respekteer, verloop elke groeifase gelukkig, hoewel nie noodwendig stil en rustig nie.

Anna en Marie lug dikwels hul griewe op pad huis toe ná skool. „Wanneer dink jy sal hulle agterkom dat ons nie langer babas is nie? Eerlik waar, nòg



Die wyse waarop u hierdie perke stel, oefen natuurlik 'n groot invloed uit op die wyse waarop u tienderjarige hulle sal aanvaar. As u deur middel van die toon van u stem te kenne gee dat u hom 'n verstandige jong persoon ag, eerder as 'n kind wat rondgekommandeer kan word, staan u 'n veel beter kans om sy volle ondersteuning te wen. U tienderjarige sal baie meer geneig wees om u om u vriendelike leiding te vra as hy weet dat u hom steun in sy verlange na uiteindelike onafhanklikheid.



Dit kan vir u soms nogal pynlik wees om te aanskou hoe u tienderjarige worstel om onafhanklik te word, maar dit sal u help as u onthou dat dit nie van hom verwag kan word om hom die hele tyd soos 'n volwassene te gedra nie. Onthou hy het behoefte aan redelike beperkinge, maar moenie nalaat om altyd u redes te meld wanneer u dié beperkinge oplê nie, en bespreek hulle met u tienderjarige—miskien kan u selfs u vereistes wysig as hy 'n sterk argument daarteen inbring.

skoollewe

Die meeste tienderjariges hou nogal van hul skoollewe. Hulle het wel klagtes en meen dat sekere dinge verander moet word, maar in die algemeen vind hulle hul skoolondervinding interessant en die moeite werd. In skole waar die studiekursusse aangebied word op 'n wyse wat die belangstelling wek en gaande hou, word natuurlik minder klagtes gehoor. Ons jongmense met hul verbasende skeppingsvermoë reageer wonderlik op uitdagende geleenthede vir ontwikkeling—in en buite die skool.

Skoolwerk is 'n basiese probleem vir baie tienderjariges. Dit is belangrik vir ouers om te besef dat alle kinders nie ewe goed in alle vakke kan presteer nie. Verstandelike vermoë verskil van aard sowel as van graad. Wees versigtig om nie 'n minderwaardigheidsgevoel by hom in te prent bloot omdat hy nie in sekere vakke kan presteer nie. Verstandige onderwysers en ouers, in plaas van dieselfde maatstaf op alle leerlinge se pogings toe te pas, gee erkenning aan jongmense wat na die beste van hul vermoë werk.

Dit is nie billik om 'n tienderjarige se vermoë volgens, sê maar, die prestasies van 'n ouer broer of suster te wil oordeel nie. Omdat Jan eerste in algebra in sy klas

was, volg dit nie dat Rina eerste sal wees nie. Elke kind moet die geleentheid gegee word om sy besondere gawes te ontwikkel. Daar moet nie van hom verwag word om 'n ander se prestasies te ewenaar nie, iets wat vir hom miskien heeltemal bo sy vuurmaakplek is.

Jongmense kry soms die verkeerde idee dat verstand alleen die beslissende faktor vir sukses op skool of in die



werk is. Hulle moet gehelp word om 'n besef te kry van die belangrikheid en waarde van karakter, ambisie, werkywer, en die vermoë om met ander mense oor die weg te kom. Hierdie eienskappe verdien net soveel lof as die gawe om vinnig en maklik te kan leer.

Die meeste seuns en dogters se formele opvoeding eindig by matrikulasie en die volgende stap vir die oorgrote meerderheid is om 'n betrekking te soek. Baie van hulle

kla dat die skool hulle nie voldoende vir 'n loopbaan voorberei nie. Vandag sluit meer en meer skole egter vakopleiding by hul leerplanne in.
Maar die oogmerke van opvoeding is per slot van rekening breër as net opleiding vir 'n loopbaan. Wanneer jongmense—wat hul toekomsplanne ook al is—'n insig gegee word in al die maniere waarop die hoërskool hulle kan help, sal hul kursusse vir hulle ook meer betekenis kry. Die hoërskool gee 'n tienderjarige uitstekende geleentheid om homself te leer ken, en om sy moontlikhede te ontwikkel ten einde vir homself 'n plek in die volwasse wêreld voor te berei. Nie alleen die kursusse wat hy volg nie, maar ook sy buitemuurse en sosiale bedrywighede, en sy verhoudinge met sy onderwysers en skoolmaats, verskaf hom prikkelende geleenthede om baie van sy ideë en planne te ontwikkel en uit te voer. Die hoërskool bied hom baie geleenthede om verantwoordelikheid te dra, om onafhanklik te word en om met andere saam te werk. Kortom, hoewel die voorbereiding vir 'n loopbaan van baie groot belang is, moet jongmense besef dat dit maar één van die oogmerke van opvoeding is. Voorbereiding vir 'n gesonde en gelukkige lewe is van ewe groot belang.

Die dertienjarige Linda skyn feitlik al haar tyd voor die spieël deur te bring. „Dit is nou die sesde haarstyl wat sy hierdie maand probeer," sê haar moeder een middag net nadat Linda bioskoop toe gegaan het.
En Marius, haar veertienjarige neef, het so pas die helfte van sy week se sakgeld aan haarolies en -middels bestee. „Hoe verstaan jy dit?" vra sy vader. „Nie so lank gelede

nie het dit 'n hewige stryd gekos om hom sover te kry om sy hare te kam."

Linda en Marius, soos alle adolessente, skyn voortdurend besig te wees om aandag aan hul voorkoms en liggame te skenk. Adolessente wil voel dat hulle aantreklik is en hulle verlang dat mense, veral dié van die teenoorgestelde geslag, van hulle moet hou. Gedurende hierdie tydperk van snelle ontwikkeling, vind baie van hulle dat hul liggame lomp en moeilik word om te beheer. Terwyl hulle gewoond raak aan hul nuwe grootte en vorm, ontdek hulle dat hulle nie naastenby meer so behendig met hul liggame is as wat hulle vroeër was nie. As u u tienderjarige kan help om te besef dat hierdie tydperk van lompheid maar net 'n normale, tydelike stadium van groei is, sal hy miskien oor sy eie lompheid lag, selfs al vind hy dit hinderlik.

*die ongemaklike ouderdom*

Geslagsontwikkeling kan probleme vir seuns en dogters skep, veral vir dié wat nie vooruit op die hoogte gestel is van die veranderinge wat heel waarskynlik gaan plaasvind, en wat dit beteken nie. Die dogter aan wie die maandstonde nie verduidelik is nie, kan skrik en skaam voel wanneer sy dit ondervind. Die seun wat nagtelike emissies (saadlosing tydens slaap) het, sal miskien bekommerd of skuldig voel as hierdie funksie van sy liggaam nie reeds aan hom uitgelê is nie. As jongmense verstaan dat die veranderinge wat in hul liggame plaasvind 'n normale en natuurlike deel van die proses van grootword is, word hulle gehelp om dit sonder vrees of skaamte te aanvaar en om trots te wees op die feit dat hulle op pad is om volwassenes te word.

Hierdie ontwikkelings maak nuwe gevoelens by die tienderjarige wakker. Ook in dié opsig voel hulle ongemaklik. Hulle het die versekering nodig dat hul



gevoelens normaal is en dat feitlik alle tienderjariges dit ondervind. Jongmense wat uit huise kom waar seks as deel van die lewe aanvaar word, is in 'n baie beter posisie as andere om hul eie ontwakende geslagsdrange die hoof te bied. Hulle sal meer geneig wees om van hul ouers, geneesheer, of predikant raad in te win oor hul adolessensie-geslagsprobleme en hul hele houding sal gesonder wees.

Terwyl geslagsonderrig in die eerste plek die verantwoordelikheid van die ouers is, gee baie skole leiding deur onderrig te gee in vakke soos biologie, huishoudkunde, persoonlike gesondheidsleer, en die gesinslewe, waardeur nie alleen feite-kennis meegedeel word nie, maar ook die ontwikkeling van 'n gesonde houding aangemoedig word. Jongmense het hulp nodig om geslagsvolwassenheid en die nuwe gevoelens waarmee dit gepaard gaan, as 'n normale—en onvermydelike—deel van grootword te aanvaar.

regte benadering van gesondheid

Die sestienjarige Frans was net besig om die huis te verlaat toe hy hierdie bekende refrein hoor: „Maak seker dat jy jou reënjas vandag saamvat, Frans. Die lug is baie betrokke."

Dit is heeltemal natuurlik vir ouers om oor hul tienderjariges se gesondheid besorg te wees. Hulle is reeds van hul kinders se geboorte af daaroor bekommerd. Maar dikwels beskou 'n tienderjarige hierdie besorgdheid van sy ouers as „baba-vertroeteling". Tienderjariges wil aantreklik wees en lewenslustig voel en sodra hulle weet dat blakende gesondheid en 'n mooi voorkoms gewoonlik saamgaan, besef hulle dat dit die moeite werd is om hulself in te span vir die positiewe beloning wat goeie gesondheidsgewoontes meebring—vonkelende oë, blink hare, die regte gewig volgens lengte, asook volop energie en 'n houding van selfvertroue wat van lewenskrag en lewenslus getuig.

Dieselfde grondbeginsels van dieet, rus, oefening en sindelikheid wat vir ouer mense geld, is ook op adolessente van toepassing.* Maar tienderjariges kom dikwels voor probleme van hul eie te staan. Hulle bekommer hulle dikwels daaroor dat hulle miskien te vet of te maer, te kort of te lank is. As hulle te gou of te stadig groei in vergelyking met hul vriende, maak dit hulle ongelukkig. U kan hulle minder bekommerd laat voel deur aan hulle te verduidelik dat alle jongmense nie dieselfde groeipatroon volg nie. Hulle moet verstaan dat hulle nie abnormaal is net omdat hulle groeitydtafel anders is nie. Dit is nodig om hulle herhaaldelik te verseker dat liggaamlike grootte op 'n sekere ouderdom selde enige verband met verstandelike vermoë het.

Baie van hulle voel bekommerd oor hul vel, veral as hulle met swartkoppies en aknee-puisies gepla is. U kan u tienderjarige gedurende hierdie tyd baie help. U huis-

---

*Sien ook die Ou Mutual se boekie „Bewaar u Gesondheid".

dokter kan hier van ware hulp wees, want hy kan die opgeskote kind dikwels raad gee oor hoe om van die puisies in sy gesig ontslae te raak en terselfdertyd 'n geskikte dieet voorskryf.

Periodieke mediese ondersoeke en konsultasies is te alle tye belangrik en dit kan veral gedurende adolessensie waardevol wees. Dit gee die geneesheer 'n geleentheid om te sien dat die kind normaal groei, en sy gereelde versekering dat die tienderjarige in 'n gesonde liggaamlike toestand verkeer, sal 'n wonderlike aanmoediging vir sy algemene selfvertroue wees.

Die veiligheid van hul kinders is ook 'n ernstige saak vir die ouers van tienderjariges—en heeltemal tereg. Aangesien 'n groot persentasie van alle noodlottige ongelukke tuis gebeur, moet alle pogings aangewend word om die moontlikheid van gevare in en om die huis uit





te skakel.* Hieraan kan almal saamwerk en kinders kan gehelp word om die veiligheidsmaatreëls wat hulle op skool leer, by die huis toe te pas. Dit verskaf u 'n uitstekende geleentheid om met die skool se veiligheidsvoorskrifte vertroud te raak en om u deel by te dra om die doeltreffendheid daarvan te verhoog.

Die meeste moeders en vaders voel angstig wanneer hul seuns en dogters vir die eerste maal motor begin bestuur—en met baie goeie rede. Dog, as u kind eers die vereiste ouderdom volgens wet bereik het, sou dit nie raadsaam wees, selfs al was dit moontlik, om hom te belet om te bestuur nie. Die beste plan is om toe te sien dat hy 'n bekwame bestuurder word en dat hy die verkeersreëls en -regulasies verstaan en gehoorsaam—en dit beteken dat u hulle ook moet nakom. Enige voorskrif wat hy ontvang, sal nutteloos wees as hy nie besef dat dit vir **alle** bestuurders geld nie—vir sy ouers sowel as vir homself.

Tienderjariges het u medewerking nodig in die aankweking van 'n verantwoordelikheidsin vir die handhawing van goeie gesondheids- en veiligheidsgewoontes, maar hulle sal u dit kwalik neem as u hulle heeldag daaraan herinner. In baie skole word die belangrikheid van gereelde mediese ondersoeke onder hul aandag gebring; hulle behoort ingelig te word oor hoe belangrik dit is

*Sien ook die Ou Mutual se boekie „Veiligheid in die Huis".

om 'n geneesheer in die vroeë stadium van 'n siekte te ontbied; oor die werk van openbare gesondheidsbeamptes en vrywillige gesondheidsorganisasies; oor maniere waarop almal in die gemeenskap die werk van hierdie mense kan aanhelp en ten volle benuttig; oor goeie voedsel; en oor baie ander gesondheids- en veiligheidsreëls en -maatreëls en die redes daarvoor. Die mate waarin u kinders hierdie inligtinge in die alledaagse lewe sal toepas, hang tot groot hoogte van u eie gewoontes en benadering af.

Om saam met die „klomp" te wees—en wat meer is—soos een van die klomp—maak 'n essensiële deel van 'n tienderjarige se lewe uit.

die drang om eenders te wees

Hul temalied sal vir 'n rukkie wees, „'n Mens doen dit nie so nie." Hulle sal meer en meer op mekaar begin lyk wat maniertjies, klere en taal betref. As een besondere groep dit „net die ding" beskou om 'n trui agterstevoor te dra, sal niemand die risiko loop van uitsluiting uit die groep deur haar trui van voor vas te knoop nie!

Wat lê ten grondslag aan hierdie groepkompleks? Die idee van aan 'n groep te behoort, kry by adolessensie 'n breër betekenis. Baie van die twyfel en onsekerheid wat tienderjariges voel, word ontslae van geraak deur een van 'n groep te word, want dan kan hulle gemeenskaplike belange met ander van hul eie ouderdom bespreek. Die een kan die ander rugsteun. Hulle kan oor dinge gesels wat vir hulle moeilik verstaanbaar is en dit kan vir hulle 'n ware troos wees om uit te vind dat ander jongmense met dergelike probleme te kampe het. Hulle weet dat hul vriende nie so geneig sal wees om hul tekortkominge te kritiseer soos hul ouers of onderwysers miskien nie. Per slot van rekening, vaar hulle

en hul vriende almal in dieselfde skuitjie! Tesame, kan hulle in die belangrike gevoel van saamhorigheid deel. Al hierdie bymekaarkommery, die drang om eenders te handel en eenders te praat, is normaal en noodsaaklik en is 'n vorm van identifikasie met hul eie geslag wat deel van die proses van grootword uitmaak.

Ouers hoef nie te vrees dat, omdat hul tienderjariges eenders in alles wil wees, hulle nie persoonlikhede van hul eie sal ontwikkel nie. As hulle eers 'n gevoel van saamhorigheid gekry het deur aan hul groep se vereistes te voldoen, sal hulle in staat wees om voort te gaan en erkenning vir hulself as individue te vind. Die feit dat hulle gelukkig kan wees as hulle van die huis af weg is, en in sekere mate onafhanklik daarvan kan wees, getuig van die regte opvoeding tuis, en hoe tienderjariges ook al deur hul vriende beïnvloed word, hulle sal nog sterk emosionele bande met hul familielede en hul huise behou.

Gedurende hierdie tydperk sal dit die beste wees as u nie u tienderjarige te veel uitvra oor al sy doen en late wanneer hy saam met sy vriende uitgegaan het nie. U het die reg om te weet waar en met wie hy sy tyd deurbring, want dit is belangrik; maar vrae oor onbenullige besonderhede aangaande sy bedrywighede, sal vir hom as blote nuuskierigheid voorkom. Tienderjariges reageer gewoonlik baie goed wanneer hul ouers vertroue in hulle stel, maar hulle kom in opstand as hulle te veel onder kruisverhoor geneem word oor onbelangrike besonderhede. Dit beroof die lewe van al sy misterie!

Hoe om goed met die teenoorgestelde geslag oor die weg te kom, is een van die belangrikste

probleme waarvoor tienderjariges te staan kom. Hofmakery, die huwelik en ouerskap is vir hulle nie meer so ver in die toekoms nie.

verhoudinge tussen seuns en dogters

Ten einde later volwasse verhoudinge te kan vorm, moet jongmense leer om met mekaar om te gaan. Die meeste dogters en seuns is lomp en onbeholpe in hul eerste sosiale kontakte. Om uit die staanspoor op hul gemak met mekaar te voel, kom gewoonlik nie sommer vanself nie. Vir baie tienderjariges skyn die besit van 'n gereelde vriend of vriendin van die teenoorgestelde geslag 'n soort van „sosiale sekuriteit" te beteken. Hulle loop dan nie die gevaar om van sekere dinge uitgesluit te wees as hulle 'n besondere vriend het op wie hulle kan staat maak nie. Daar is nie op die laaste oomblik 'n naarstige gesoek na 'n dansmaat nie; geen Saterdagaande by die huis alleen nie.

Ouers bekommer hulself dikwels wanneer hul tienderjariges 'n vaste kêrel of nôi het. Hulle meen dat dogters en seuns die teenoorgestelde geslag beter sal kan oor-



deel as hulle baie vriende en vriendinne het. Baie ouers meen ook dat jong paartjies wat 'n vaste verhouding aanknoop, later te intens verlief op mekaar kan raak. Maar vir hoërskoolseuns en -dogters beteken hierdie verhoudinge in die reël een op 'n slag, nie een vir altyd nie. Hulle vind dit dikwels te oorweldigend om hulle vir elke geleentheid by 'n nuwe persoon aan te pas. In hul geval is daar veiligheid in die **gebrek** aan getalle. As 'n tienderjarige eers selfvertroue ontwikkel het omtrent sy vermoë om goed met 'n ander persoon van die teenoorgestelde geslag oor die weg te kom, sal hy heel waarskynlik 'n groter verskeidenheid van vriende soek. 'n Vaste verhouding is waarskynlik nie so 'n groot gevaar soos party ouers vrees nie. In elk geval, die feit moet onder die oë gesien word dat dit die erkende patroon onder tienderjariges in die meeste gemeenskappe is. En hierdie gewoonte het positiewe waardes. Hoewel dikwels van korte duur, gee so 'n vriendskap 'n tienderjarige 'n geleentheid om die lede van die teenoorgestelde geslag na waarde te leer skat, asook 'n kans



om foute te begaan by die keuse van 'n maat op 'n tydstip wanneer so 'n keuse nie blywend is nie en wanneer foute betreklik skadeloos is. As hierdie gewoonte onder die tienderjariges in u gemeenskap posgevat het, is dit die beste vir u om dit maar te verdra. Om vir u tienderjarige reëls voor te skryf wat geheel en al verskillend is van dié wat al sy vriende volg, kan vir u albei net probleme en ongelukkigheid ten gevolge hê.
Die belangstelling wat tienderjariges in die teenoorgestelde geslag toon, is normaal en natuurlik. Die jong persoon wat in 'n huis opgegroei het waar hy liefde en waardering geniet het, sal 'n groot mate van die selfvertroue en selfrespek besit wat vir hom nodig is om goed met lede van die teenoorgestelde geslag oor die weg te kom. Hierdie eienskappe is belangrik, want 'n persoon moet selfrespek hê voordat hy baie van iemand anders kan hou. Jongmense met dié hoedanighede sal dit nie te moeilik vind om bevredigende seun-dogter-verhoudinge aan te knoop en te handhaaf nie, selfs al ondervind hulle dikwels, namate hulle ouer word, dat die lewe vol wisselvallighede is.



die stempel van „jeugoortreder"

Jongmense was sekerlik nie so in my dae nie" is 'n bekende refrein. „Hierdie jonger geslag gaan vinnig te gronde." „Wat is dit alles wat ons van jeugoortredings hoor?"

Opmerkings soos hierdie word deur baie tienderjariges se ouers gemaak. In die koerante verskyn gereeld berigte van jeugoortredings wat, indien hulle as verteenwoordigend beskou sou word, voldoende grond vir kommer sou wees. Maar dit is belangrik om te onthou dat net die ergste gevalle in die koerante gepubliseer word. Diegene wat by hierdie voorvalle betrokke is, verteenwoordig net 'n klein minderheid van hierdie totale ouderdomsgroep, maar hulle gedrag help om alle tienderjariges 'n slegte naam te gee.

Diegene van die jonger geslag wat onregeerbaar is, gedra hulle so, nie omdat hulle tienderjariges is nie, maar omdat hulle emosioneel ongebalanseerde individue is. Jongmense wat emosioneel gesond is, beland nie in hul tienderjare in regtig ernstige moeilikheid nie. Kinders wie se agtergrond tuis en op skool bevredigend was, toon 'n bevredigende gedragspatroon in adolessensie.

As u meen dat u tienderjarige se besondere probleme vir u te veel is om baas te raak, sal u seker hulp wil soek. U geneesheer kan 'n spesialis aanbeveel of u na 'n opgeleide raadgewer verwys. As u om raad en leiding aanklop, sal dit nie beteken dat u nie 'n goeie ouer is nie. Inteendeel, om te kan besef wanneer u hulp nodig het, is 'n teken van wysheid en begrypende ouerliefde.

So dikwels as gevolg van ons eie probleme, is ons nie in staat om ons kinders met hulle s'n te help nie. Dit beteken nie dat ouers sonder probleme moet wees voordat hulle hul kinders kan help om gelukkige en goed gebalanseerde mense te word nie. Dit kom

egter hierop neer dat ouers wat hul eie probleme eerlik en moedig die hoof bied en daadwerklike pogings aanwend om hulle op te los, in 'n beter posisie sal verkeer om hul kinders se moeilikhede te verstaan. Hulle sal ook beter in staat wees om leiding en hulp aan te bied wanneer dit nodig is. Trouens, adolessensie is nie net die tienderjarige se probleem nie. Dit is deel van die algehele gesinspatroon en vereis aanpassings wat deur al die lede van die gesin gemaak moet word.

die wonderlike tienderjare

Ouers wie se lewens betreklik vol en bevredigend is, is in die algemeen in staat om hul tienderjariges dié mate van onafhanklikheid toe te laat wat hulle nodig het om emosioneel volwasse individue te word, en om hul kinders te help om emosionele volwassenheid te bereik, is inderdaad alle ouers se strewe.

'n Definisie is nie altyd maklik om toe te pas nie, maar algemeen gesproke besit die emosioneel gesonde persoon die volgende eienskappe:—

1. Hy is in staat om van ander mense te hou.
2. Hy kan teleurstellings aanvaar.
3. Hy kan met ander mense saamwerk.
4. Hy kan 'n situasie oordeel soos dit is, nie soos hy dit graag wil hê nie.
5. Hy het selfvertroue.
6. Hy maak doeltreffend gebruik van sy gawes.

Moenie teleurgesteld wees as u soms nie u kind se beweegredes vir sy eienaardige gedrag kan begryp nie. Hy self kan hulle nie altyd verklaar nie. U hoef nie te voel dat u 'n mislukking is wanneer u sekere dinge nie kan oplos nie, want dit is u belangstelling en u begeerte om te verstaan wat belangrik is. En moenie bang word as u miskien skrikaanjaende stories van die onstuimige tienderjare hoor nie; in werklikheid is dit 'n wonderlike ouderdom. Met geduld, simpatieke benadering en die vermoë om die humoristiese sowel as die ernstige sy van die lewe raak te sien, sal u baie goed vaar. En dieselfde geld ook vir u tienderjarige!



*Aangebied deur*

# DIE OU MUTUAL

*deur die welwillendheid van die*
*Metropolitan Life Insurance Company,*
*New York.*

*Ander gratis*
*Gesondheids- en Welsynpublikasies*
*wat nou beskikbaar is . . .*

**EERSTEHULPKAART**
**BABA SE BOEK**
**U HART**
**WAT U VAN KANKER BEHOORT TE WEET**
**ASEMHALINGSIEKTES**
**DIE ABC VAN KINDERSIEKTES**
**U MEDISYNEKASSIE (KAART)**
**BEWAAR U GESONDHEID**
**HANDLEIDING VIR TUISVERPLEGING**
**DOEN DIT SELF MET VEILIGHEID (KAART)**
**LEER OM U KIND TE VERSTAAN**
**HOE OM U GEWIG TE BEHEER**
**VEILIGHEID IN DIE HUIS**
**VEILIGHEID IN DIE HUIS** (Uittreksels in kaartvorm)

*Skryf aan die Hoofbestuurder,*
*Suid-Afrikaanse Onderlinge Lewensversekeringsgenootskap,*
*Posbus 66, Kaapstad.*



6025—® SAM 5709/10/61/15M

